# PSALM 74



Waar - om, o God, bly U ons so ver-stoot?



U het ons aan-ge-neem, reeds lank ge - le - de,



as kud-de, Heer, as u ge-meen-te - le - de;



waar - om stel U ons aan die vy - and bloot?

2.
Kom *loop deur* Sion,
*Heer*, *u heilig*dom,
daar *waar u* Naam
ge*woon het op die* bergland,
tot *op die* grond ver*nietig*
*deur die* vyand.
Is *U dan* kwaad vir *ons,*
*u eien*dom?

3.

Die *plek van* same*komste*
*is on*teer,
dit *lyk soos* bosse
*skoongekap deur* iemand;
dáár *klink oor*winnings*krete*
*van die* vyand;
'n *puinhoop* is u
*woonplek van wel*eer.

4.
Ons vaandels word nie
langer hoog gehou,
ons het nie meer een
enkele profeet nie.
Hoe lank dit nog sal duur,
sal ons nie weet nie.
Hoe lank gaan U van ons
u hulp weerhou?

5.
Heer, *U al*leen kan
*red uit elke* nood,
van *altyd* af,
Al*magtige en* Koning.
U *maak selfs* in die *s*ee
*'n water*skeiding
en *maak met* krag sy
*sterkste monsters* dood.

6.

Dit *is aan* U wat *dag*
e*n nag be*hoort,
U *wat fon*tein en
*waterstrome* oopmaak,
U *wat stand*houdend*e*
*riviere* droogmaak
en *die seis*oene *vasstel*
*na hul* soort.

**7.**

**Dink *aan ons* Heer, ont*hou;***
***vergeet ons* nie**
**en *stel die* hulpe*loses***
***nie t*eleur nie;**
**laat *dit met* ons, u *volk,***
***tog nie g*ebeur nie;**
**ver*los ons* Here,**
***van die tiran*nie.**

**8.**
**Die *dwase* skreeu**
**en *hulle skend u* eer.**
**Maak *nie of* U al *die***
***rumoer nie* hoor nie.**
**Gee *ons tog* nie aan**
***die verdrukkers* oor nie,**
**laat *reg ges*kied aan *ons,***
***laat geld U* Heer.**